SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 11 SEPTEMBER 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga **se** webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus Vandag:

DIE SARL VHF/UHF DIGITALE-KOMPETISIE OP 17 EN 18 SEPTEMBER

5 MHZ-TOEKENNINGS IN SUIDER-AFRIKA

en

TERUGVOER VAN DIE SARL-100 WERKGROEP

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin vanoggend met nuus van 'n stil sleutel.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Harry Marx, ZS6MH op Woensdag 31 Augustus 2022 stil geraak het. Ons betuig ons meegevoel met sy seun Jacques, ZS6JJM, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE SARL VHF/UHF DIGITALE-KOMPETISIE OP 17 EN 18 SEPTEMBER

Die tweede been van die SARL VHF/UHF Digitale-kompetisie duur van 03:00 tot 09:00 UTC op Saterdag 17 September en weer op Sondag 18 September 2022. Die eerste twee ure op Saterdag word op 6 meter gespandeer, gevolg deur twee ure op 2 meter en die laaste twee ure op 70 cm. Sondag is die eerste twee ure op 2 meter, gevolg deur twee ure op 6 meter en eindig met twee ure op 70 cm. Die uitruiling is 'n RSQ-verslag en jou volle ses-syfer Maidenhead-ruit blok. Blaai na bladsy 21 van die 2022 SARL Blou Boek vir al die inligting.

DIE ZS SOTA, FAUNA EN FLORA EN ERFENIS LENTE DAG

Die ZS SOTA, ZSFF en Erfenis Lentedag sal op Saterdag 24 September (Nasionale Braaidag en Erfenisdag) gehou word. As jy nie by 'n piek kan uitkom nie of daar is geen pieke in jou omgewing nie, hoekom aktiveer jy nie 'n park of 'n erfenisterrein nie? Vir diegene wat beplan om 'n piek, 'n park of 'n erfenisterrein te aktiveer, is dit tyd om te begin kyk na watter piek, park of erfenisterrein

jy gaan aktiveer en jou beplande aktiveringstye, plaas asseblief jou beplande aktivering op die WhatsApp SOTA/ POTA groep sodat jagters bewus sal wees van jou aktivering.

Hierdie is pret dag in die natuur en nie 'n kompetisie nie, elke deelnemer sal 'n Lentedag-sertifikaat ontvang of jy daardie pieke, parke of erfenisterreine geaktiveer of gejaag het. Vir aktiveerders is dit pret om te sien of jy piek-tot-piek (S2S) of park-tot-park of erfenis-tot-erfenis of 'n kombinasie van kontakte met ander aktiveerders kan maak en hoeveel jagters jy in jou log kan kry.

Indien jy nie op die SOTA/POTA 'Alert & Spots' WhatsApp-groep is nie en wil bygevoeg word, stuur asseblief 'n WhatsApp-boodskap aan Sid, ZS5AYC op selfoon 082 461 3279. Eerste keer aktiveerders, as jy hulp of raad benodig, moet asseblief nie huiwer om te vra nie . Sluit asseblief aan by die pret om 'n piek, 'n park en/of 'n erfenisterrein te aktiveer of om diegene te jaag wat dit waag. Kontak Dennis, ZS4BS by zs4bs@netactive.co.za vir die nuutste lys van ZSFF-parke en Tjaart, ZS3DR vir die Erfenisterreine.

5 MHZ-TOEKENNINGS IN SUIDER-AFRIKA

Lede word versoek om kennis te neem van die verskillende 60-meter toekennings in Suider-Afrika. Suid-Afrika het 'n toekenning van 5 350.0 tot 5 450.0 kHz en 5 290 kHz vir WSPR-bakens. Namibië, eSwatini, Mosambiek en Zimbabwe het die WRC-15-toekenning van 5 351.5 tot 5 366.5 kHz met 15 W EIRP. Kenia het 5 275 kHz tot 5 450 kHz op 'n sekondêre basis. Dennis, ZS4BS het amptelike bevestiging van Botswana, Lesotho, Angola, Zambië, Malawi en Tanzanië versoek oor hul 60 meter-toekennings.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

TERUGVOER VAN DIE SARL-100 WERKGROEP

Die SARL 100 Werk Groep betree nou die 2de jaar van die projek en is goed op dreef. Dis ongelooflik hoe die tyd vlieg. Die werk groep is al reeds besig met die beplanning van die boek. Die vraag wat gevra word, is wie, wat, waar, wanneer en hoe? Met die vrae in gedagte gaan daar verskeie afdelings wees,

Historiese Perspektief en SARL se groot prestasies.

1925 - 1935 en 1935 -1945 van vonk gapings tot buise

1945 - 1955 - 1965 Oorlog tyd tot transistor

1965 - 1975 - 1985 tot ruimte en verder

1985 - 1995 - 2005 aan breek van die digitale era

2005 tot 2025. Die huidige en die toekoms.

Wat hou die toekoms in ten opsigte van groei planne, lidmaatskap, wetenskap, tegnologie, Ingenieurswese, en wiskunde, aantrekkingskrag, en jeug ontwikkeling. Ons kyk na persoonlik hede en belangrike mylpale in die SARL byvoorbeeld, ons Presidente, die Ere Rol. die aanloop voor en na die oorlog, die ontstaan

van amateur radio in Suid Afrika, bv., die stigting vanaf die Radio Society of South Africa in 1920 in Kaapstad. Die mylpale deur die jare vanaf die stigting van die SARRL in 1925 en die naam verandering na SARL, wanneer het die roepseine verander en hoekom is daar besluit om die verandering aan te bring. Tegnologiese deurbrake spesifiek met betrekking tot Suid Afrika Klub instellings en prestasies, YL prestasies HAMNET gebeure en prestasies Jeug prestasies byvoorbeeld Jeug op die Lug, Hammies.

Dan is daar ook die ander afdelings, soos byvoorbeeld, klub geskiedenis en die projekte waarby hulle betrokke is. Die klubs kan die werkgroep behulpsaam wees deur hulle webwerwe op datum te bring, die inligting en fotos kan dan direk van die webwerf verkry. of hulle kan die geskiedenis direk aan die werkgroep te stuur, RaDAR, HAMNET, BACAR, Radio Wireless, Mariteme Mobiel, Hammies, Jeug op die Lug, kompetisies, toekennings, satelliete, Radio ZS, AMSAT SA en AfriCUBE. Daar is net te veel om op te noem. Daar is baie meer inligting van belang wat nie hier genoem is nie. Daar is nog baie inligting wat benodig word, en ons doen weereens 'n beroep op SARL lede en nie SARL lede om vir ons van die inligting te voorsien. Indien jy enige memorabilia het laat ons weet, indien jy nie van die memorabilia wil afstand doen nie, neem asseblief 'n foto en stuur dit aan ons. Enige fotos van AJVs met name en roepsein. Dit is van kardinale belang dat ons nou moet werk om al die inligting uit te sorteer en neer te skryf.

Om hierdie projek suksesvol te maak het ons elke radio amateur in Suid Afrika se bydrae nodig. Onthou dis dalk vir jou onbelangrik, maar vir ons is dit van groot waarde. Ons innige dank aan die Werk Groep wat hulle tyd afstaan met die navorsing. Ons het groot waardering vir al julle harde werk. Stuur jou bydrae na archives@sarl.org.za, of kontak Mark ZS6MDX by 082 385 2688 of Anette ZR6D by 07 319 9032. Dis die regte ding om te doen.

DIE NUUS INBOKS

Maak asseblief gebruik van die Nuus-inboks by www.sarl.org.za/NewsInbox.asp om nuusitems in te dien. Moet nie jou nuusitems per WhatsApp-boodskap na die bulletin samestellers stuur nie.

KOMPETISIE NUUS

Die Woensdag 80 m Klub kompetisie is op Woensdag 14 September vanaf 17:00 tot 18:00 UTC op die lug. Kry die reëls op bladsy 58 van die 2022 Blou Boek.

KLUB NUUS

Die Boland ARK AJV word gehou vanaf 11:00 SAT op Saterdag 17 September by die Uitzicht Wijnlanden naby Stellenbosch en die Midlands Amateurradioklub hou hul AJV op Saterdag 17 September.

Die AJV van die Johannesburgse Amateurradioklub is gehou op Saterdag 3 September 2022. Die klublede verwelkom die nuwe komitee en wens hulle alle voorspoed toe vir die jaar wat voorlê. Baie dankie dat jy jou kosbare tyd vir

ons gespaar het. Ons sien baie uit na jou hulp en leiding vir die verbetering van ons klub.

Kobie van Zyl, ZS6KVZ is as Voorsitter verkies met Jad Harding, ZR6JAD; Marinus Brand, ZS6BM; Donovan O'Grady, ZS6DJO; Graham McNally, ZS6GPM; Mark Walker, ZS6MDX; Marcel Maree, ZS6MFA; Mark Joyce, ZS6MJO; Marius Marais, ZS6OW en Ronald Verweerdt, ZS6RVC as komiteelede.

Die laaste van die SARL Nasionale Velddag-naweke vir 2022, kan jy dit glo, is agter die rug. Die Sandton Amateurradioklub wil graag alle klubs, individuele veldstasies, algemene stasies en ZS9HQ-stasie baie dankie sê vir hul deelname oor die Velddagnaweek en om ZS6STN/p te werk. Baie van die stasies was hardnekkig en het baie lang ure op die mikrofoon deurgebring en hul batterye geleidelik leeggemaak, al was sommige van die groepe nie altyd so saamgewerk nie.

Kom ons doen dit volgende jaar weer.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 6 sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n gematigde waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n baie lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 71 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die SAMOC Sweepstakes

14 September – die SARL 80m Klub kompetisie

15 September – die sluitingsdatum vir FT4 logstate

16 September – die sluitingsdatum vir Sweepstake logstate

17 September – die AJV van die Boland- en Middellandklubs

17 en 18 September – die SARL BHF/UHF Digitale kompetisie

19 September – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

23 September – die Lente Ewening om 03:03 SAT en registrasie vir die Oktober RAE sluit

24 September – Nasionale Braaidag en Erfenisdag en die SOTA, ZSFF en Erfenis Lente Aktiwiteitsdag

24 en 25 September - die CQ WW RTD kompetisie

25 September – die ZS1 QSO Partytjie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die tweede been van die SARL VHF/UHF Digitale-kompetisie duur van 03:00 tot 09:00 UTC op Saterdag 17 September en weer op Sondag 18 September 2022. Blaai na bladsy 21 van die 2022 SARL Blou Boek vir al die inligting.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. ’n Heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Andy Cairns, ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold, ZS6VD en gelees deur ...................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.